# Dit is my troos dat ek gedoop is

Dit is my troos dat ek ge - doop is,

dat ek ge - doop is in u Naam,

want deur die doop is ek ver - se - ker

1(b)

dat U in guns U nooit nie skaam

as Va - der, Seun en Heil' - ge Gees

om ook my God ge - noem te wees.

2.

Dit is my troos dat U as Vader
Uself in trou aan my verbind
en dat U in u milde liefde
my neem as erfgenaam en kind;
dat U die kwaad van my wil weer
of anders tot my beswil keer.

3.

Dit is my troos dat U, Heer Jesus,
as Seun my deur u bloed wil was;
dat U my inlyf in u sterwe
en vrymaak van
my sondelas;
dat U my met U
óp laat staan
en op 'n nuwe weg laat gaan.



4.
Dit is my troos dat U vir ewig,
o Heil'ge Gees, in my wil woon.
U wil my heilig en steeds voller
die beeld van Christus laat vertoon.
So maak U tot my eiendom
als wat ek reeds besit in Hom.